# AFRIKAANSE WOORDELYS
## EN SPELREËLS.

In opdrag van die
Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns:

---

SAMEGESTEL DEUR

Dr. D. B. BOSMAN, Prof. Dr. T. H. LE ROUX, Prof. Dr. D. F. MALHERBE

EN

Prof. JOHANNES J. SMITH.



Derde, Hersiende Druk.

DE NATIONALE PERS, BPT. – POSBUS 267. – BLOEMFONTEIN.

# AFRIKAANSE WOORDELYS

EN

# SPELREËLS.

In opdrag van die Suidafrikaanse Akademie vir Taal, Lettere en Kuns.

---

**Samegestel deur**

**Dr. D. B. BOSMAN, Prof. Dr. T. H. LE ROUX, Prof. Dr. D. F. MALHERBE**

**en**

**Prof. JOHANNES J. SMITH.**



*Derde, Hersiende Druk.*

Gedruk deur „DIE NASIONALE PERS." — POSBUS 267. — BLOEMFONTEIN.

1921.

# VOORWOORD.

As daar eenkeer 'n begin gemaak is met spellingverandering, dan volg dit vanself dat dit van tyd tot tyd herhaal moet word. Tog is die veranderinge in die Nuwe Spelreëls nie groot nie. Daar het 'n paar wysiginge gekom, waarvan die vernaamste seker is die wegval van die stom *w*, die vervanging van *ij* deur *y* en van *y* deur *ie* of *i*, en die nagenoeg konsekwente verafrikaansing van vreemde woorde. Maar dit is meer 'n kwessie van gewysigde en, na ons vertrou, verbeterde formulering, met natuurlik enige aanvullinge. Dis nou 'n goeie vyf jaar gelede dat die eerste spelreëls verskyn het. Sedert dié tyd het die gebruik van Afrikaans geweldig toegeneem, en het 'n algemene gevoele ontstaan dat wysiginge en aanvullinge op verskillende punte noodsaaklik is. Hiermee is sover moontlik rekening gehou.

Twee van die grootste besware deur die publiek ingebring teen die eerste spelreëls was, eerstens : te veel vryheid ten opsigte van die vraag wat as vreemde woorde moes beskou word; ten twede : te veel dubbelvorme. Die publiek wou meer vastheid hê, veral met die oog op die skole. In die nuwe spelreëls word vreemde woorde nagenoeg deur die bank verafrikaans, en dubbelvorme tot 'n mienimum gebring. Die beswaar teen die dubbelvorme het veral gegeld die woorde op *ing* naas *eng* en *ink* naas *enk*. Hierdie beswaar is uit die weg geruim deurdat die woorde nou verdeel word in twee groepe, in ooreenstemming met die algemeenste uitspraak : woorde met *ing, ink* òf *eng, enk*. Die reël om 'n medeklinker nie te verdubbel na 'n swakbeklemde klinker nie (*bobiaan, frikedel*), waarteen veel beswaar gemaak is, is verval. Die reël is op sigself goed, maar moet dan ook konsekwent toegepas word, en dit gaan voorlopig nie.

'N punt waaromtrent baie onsekerheid geheers het, was wanneer die swakbeklemde *e* moet geskrywe word voor die uit-

gang *-lik*, en wanneer *v* oorgaat in *w* by vreemde woorde. Ons meen dat die nuwe formulering 'n bevredigende uitweg gee in altwee gevalle. Die gebruik van deeltekens, waaroor ook veel geklae is, is vereenvoudig.

Dan is daar gestreef om sover moontlik die reëls uit Afrikaans self te formuleer, sonder Nederlands daarby te haal. Met die oog op die plek wat Nederlands naas Afrikaans inneem, kon dit begryplikerwyse nie orals gedaan word nie.

Heelwat oorbodige vreemde woorde is geskrap, heelwat gebruiklike in die plek gekom. Tog moet ook hierdie uitgawe van die Woordelys nie beskou word as 'n versameling van die Afrikaanse woordeskat nie. Dis in die eerste plaas saamgestel met die oog op spellingmoeilikheid. Juis met die oog hierop sou die samestellers maar alte graag meer tegniese terme opgeneem het, maar om verskillende redes is dit nie geluk nie.

Al het ons almal in die laaste jare veel meer vastigheid gekry ten opsigte van wat as die beste spelling van Afrikaans mag beskou word, weet die samestellers maar alte goed dàt daar ook dié slag heelwat aan te merk sal wees, en baie nie tevrede sal wees nie. Wie mag iets anders verwag van so iets as 'n spellingreëling? By die keuse van 'n bepaalde vorm, is egter voortdurend gestreef om die algemeenste uitspraak te kies, of waar dit nie die deurslag kon gee nie, is dié vorm gekies wat om historiese of praktiese redes as die beste mag beskou word; terwyl by wysiginge nie minder getrag is om algemeen gevoelde leemtes uit die weg te ruim nie. As die samestellers hierin misgetas het, dan hou hulle hul aanbevole vir voorligting.

DIE WOORDELYS-KOMITEE.

Junie, 1921.

# AFKORTINGE.

| | |
|---|---|
| (*bes. vnw.*) ... ... ... ... | besitlike voornaamwoord. |
| (*bnw.*) ... ... ... ... ... | byvoeglike naamwoord. |
| (*bw.*) ...... ... ... ... ... | bywoord. |
| (*d.w.s.*) ... ... ... ... ... | dit wil sê |
| (*enkv.*) ... ... ... ... ... | enkelvoud. |
| (*ens.*) ... ... ... ... ... | en so voort. |
| (*Ndl.*) ... ... ... ... ... | Nederlands. |
| (*m.a.w.*) ... ... ... ... ... | met ander woorde. |
| (*mv.*) ... ... ... ... ... | meervoud. |
| (*opm.*) ... ... ... ... ... | opmerking. |
| (*pers. vnw.*) ... ... ... ... | persoonlike voornaamwoord. |
| (*snw.*) ... ... ... ... ... | selfstandige naamwoord. |
| (*telw.*) ... ... ... ... ... | telwoord. |
| (*V.N.S.*) ... ... ... ... ... | Vereenvoudigde Nederlandse Spelling. |
| (*vnw.*) ... ... ... ... ... | voornaamwoord. |
| (*voegw.*) ... ... ... ... ... | voegwoord. |
| (*voors.*) ... ... ... ... ... | voorsetsel. |
| (*ww.*) ... ... ... ... ... | werkwoord. |

# AFRIKAANSE SPELREËLS.

---

**Algemene spellingbeginsels. Die lettertekens.**

1. By die opstel van die Afrikaanse spelreëls is uitgegaan van die volgende algemene grondbeginsels:—

(a) So ver moontlik, elke klank deur 'n aparte letter voor te stel en geen onnodige letters te gebruik nie.

(b) Dieselfde woord, voor- of agtervoegsel, so ver moontlik, altyd op dieselfde manier te skrywe.

(c) Die geskiedenis net daar in ag te neem waar dit om praktiese redes noodsaaklik is.

(d) Nie onnodig van die Vereenvoudigde Nederlandse Spelling (V.N.S.) af te wyk nie.

(e) Altyd die gebruiklikste uitspraak weer te gee, en dit as norm aan te neem.

Daar 'n spelling in die eerste plaas vir die publiek, en nie vir die taalgeleerde bedoel is nie, kan dit nooit streng foneties wees nie. Daarom kan die fonetiese beginsel in (a) neergelê net so ver doenlik gevolg word.

Om dieselfde rede skrywe ons oor die algemeen net die vol vorme van woorde, voor- en agtervoegsels (b), hoewel daar in die sin dikwels korter vorme uitgespreek word of allerlei klankveranderinge (assimilasies) plaasvind. Ons skrywe dus **soveel** (nie **suffel**), **in die tuin** (nie **in-nie-tuin**), **onbepaal** (nie **ombepaal**), **vinnig** (nie **vinnag** nie).

Ter wille van die geskiedenis (c), en tegelykertyd van die eenvôrmigheid, skrywe ons **wind** met 'n **d** en nie met 'n **t** nie, omdat die **d** in die meervoud **winde** gehoor word. So ook skrywe ons **present** met die oog op **presenteer, presentabel.**

In ooreenstemming met (d) behou ons **v** naas **f,** al stel hulle, anders as by die Hollanders, by ons dieselfde klank voor. Maar waar daarenteë 'n vereenvoudiging algemeen gebruiklik is onder Afrikaners, daar wyk ons af van die V.N.S.: b.v. **z** en **au** net in eiename, verder orals **s** en **ou.** Ook waar die Afrikaanse uitspraak heeltemal afwyk van die Nederlandse, gee ons die eerste so ver moontlik weer: b.v. **nuut, nuus** vir Ndl. **nieuw, nieuws.**

Die gebruiklikste uitspraak word altoos as norm gekies: om die rede skrywe ons **agent, gesig** en nie **agint, geseg** nie.

Waar verskillende vorme in algemene gebruik is, daar word die verskillende vorme ook erken; hier kan alleen die gebruik uitmaak watter vorm op die duur gaan seëvier. Dikwels is dit nie uit te maak watter van twee, soms meer, vorme die gebruiklikste is nie. In sulke

gevalle word al die vorme alfabeties aangegee. Daarenteë word die vorme wat nie algemeen gebruiklik is nie maar tog gangbaar genoeg om opgeneem te word, tussen hakies geplaas. Hierdie minder gebruiklike vorme verdien natuurlik nie die voorkeur nie.

Veral by die meer geleerde of boekwoorde is dit dikwels moeilik, partykeer selfs onmoontlik, om vas te stel watter die gewone Afrikaanse vorm is: b.v. **hotels** naas **hotelle,** en die selfstandige naamwoorde op **-ing,** waarvan die meeste sowel 'n meervoud op **-s** as op **-e** het, sonder dat dit moontlik is om te sê watter vorm die gebruiklikste is. Gewoonlik staan die min of meer geleerde woorde darem digter by die Nederlandse vorm. By die byvoeglike naamwoorde word deur veel Afrikaners 'n verboë vorm geskrywe waar dit nie in die lewende taal gehoor word nie. Daarom word die verboë vorm altoos in die lys aangegee. Waar dit nie gedaan word nie, bly die byvoeglike naamwoord onverboë.

Soms word 'n byvoeglike naamwoord verboë wanneer dit met besonder nadruk uitgespreek word, wat dikwels gepaard gaan met figuurlike betekenis: b.v. **dis 'n bitter appel** maar **dit was 'n bittere dag; dis 'n arm man** maar **dis 'n arme sukkelaar.**

Vreemde woorde word nagenoeg deur die bank verafrikaans (kyk no. 21).

Net hoofpunte en die wat besonder moeilikheid oplewer word hier behandel. Vir allerlei besonderhede moet die Woordelys self geraadpleeg word.

2. Die volgende lettertekens word gebruik om die Afrikaanse klanke (klinkers, tweeklanke, medeklinkers) voor te stel:—

(a) Klinkers: **a, e, ê, eu, i, ie, o, ô, oe, u.**

Opm. 1.—Die letter **è** word ook gebruik, maar net in 'n paar uitroepe: **dè, nè.**

Opm. 2.—By sommige Afrikaners word ook gehoor 'n lang oop **u,** voorgestel as **û: brûe, rûens** (mv. van **brug** en **rug),** terwyl ander Afrikaners in dieselfde gevalle 'n kort **u** uitspreek: **brugge, rugge.**

Hier kan ook genoem word 'n lang oop **i**, geskrywe **î**, in die meervoud van 'n woord soos **wig, wîe**.

(b) Tweeklanke: **ai, aai, eeu, ei, oei, oi, ôi, ooi, ou, ui, y.**

Opm. 1.—**Au** word net in eiename behou: **Raubenheimer.**

Opm. 2.—In plaas van **ij** skrywe ons orals **y: byt, wyn.**

(c) Medeklinkers: **b, d, dj, f, g, gh, h, j, k, l, m, n, ng, p, r, s, sj, t, tj, v, w.**

Opm. 1.—**C, x** en **z** word net behou in eiename: **Cloete, Alexander, Zoutendyk.**

Opm. 2.—**Ch** kom net voor, en wissel af met **k,** in die woord **Christus** en afleidinge daarvan: **Christus, christelik, christin** ens. naas **Kristus, kristelik, kristin.**

Opm. 3.—Die letterverbindinge **dj, tj, gh, sj,** stel soos **ng** in **ding,** net een klank voor: **mandjie, bietjie, ghitaar, sjef.**

## KLINKERS EN TWEEKLANKE.

3. In oop lettergrepe word **a, e, o, u,** behoudens die beperking in reël 4, nooit verdubbel nie: **mate, bene, slote, mure** (mv. van **maat, been, sloot, muur), karba, Karo, sku,** maar **maatjie, seetjie, slootjie, instituutjie** ter onderskeiding van sulke woorde soos **matjie, setjie, slotjie, stutjie,** ens.

Opm. 1.—'N lettergreep is oop as hy op 'n klinker eindig: **le-we,** geslote as hy op 'n medeklinker uitgaan: **kas-te.** As daar net een medeklinker is, dan word hy altoos by die twede lettergreep gereken, m.a.w. die eerste is oop: **lo-per.** (Kyk no. 38).

Opm. 2.—Daar **dj, tj** enkelklanke voorstel (kyk no. 2c, opm. 3), is die voorafgaande lettergreep eintlik oop, maar in die spelling geld dit as twee medeklinkers en die lettergreep as geslote: **paad-jie, maat-jie.**

4. Hoewel **e** in 'n oop lettergreep staan, word hy tog verdubbel in die volgende gevalle:—

(a) Op die end van woorde: **dominee, gee, karee, see, tee, twee, weduwee,** ens. (Swakbeklemde **e** word natuurlik nie verdubbel nie: **boonste, ruigte).**

(b) In samestellinge met woorde onder (a): **seekus, teepot, tweemaal.**

(c) In afleidinge van woorde onder (a) met die halfsterkbeklemde agtervoegsels **-aard, -aardig, -agtig, -baar, -dom, -heid, -ling, -skap, -waarts: senuweeagtig, onbetreebaar, tweeheid, tweeling, weduweeskap, seewaarts,** ens. In ander afleidinge met woorde onder (a), en in verboë vorme daarvan, word net een **e** geskrywe: **bekleër, twede, seë, weë,** (mv. van **see, wee).**

(d) Voor die verkleiningsuitgang—**tjie** (kyk no. 3, opm. 2): **domineetjie, seetjie, tweetjie.**

Opm.—Die agtervoegsels onder (c) word feitlik behandel soos afsonderlike woorde: die slotkonsonant word verdubbel, net soos by beklemde lettergrepe **(eiendomme, landskappe);** by die verdeling in lettergrepe val die afbreking daarvoor **(diefagtig, grys-aard, kwaad-aardig.** Kyk no. 38).

5. Lang oop **e** en **o** word geskrywe met 'n kappie bo die klinker wanneer die twee klinkers op die end van 'n woord of in 'n oop lettergreep staan: **hê, lê, sê, kêrel, môre** (naas more), **wêreld,** maar **bord, perd,** ens.

Opm.—Ons skrywe **skêr** ter wille van die mv. **skêre;** so ook **militêre, populêre.** Ons skrywe ook **blêr** en **geblêr.**

6. Die **i**-klank word voorgestel:—

(a) Deur **ie:** (i) in beklemde lettergrepe: **piesang, polietikus, riet, tiepe, tietel;** (ii) in endlettegrepe: **afgodsdiens, bietjie, grasie, konstitusie, lieries, vandiesie.**

By buigingsvorme bly **ie** behou: **simpatiek, 'n simpatieke man; tragies, 'n tragiese geval.**

(b) Deur **i** in swakbeklemde lettergrepe wat nie op die end staan nie: **ambisieus** maar **ambiesie, liriek** maar **lieries, tradisioneel** maar **tradiesie.**

7. Ndl. **ei** word in Afrikaans behou: **lei** (Ndl. **leiden), steil** (Ndl. **steil).** Ndl. **ij** word in Afrikaans vervang deur **y: ly** (Ndl. **lijden), styl** (Ndl.**stijl).** Net soos in die V.N.S., skrywe ons **i** in die uitgange **-lik, -liks: eerlik, jaarliks.** Ons skrywe **i** ook in **belangrik, dergelik** en **desgeliks.** Maar waar die klank vol is, word **y** behou: **bosryk, omvangryk, talryk, waterryk,** ens. **Au** word orals vervang deur **ou,** behalwe in eiename: **kou, mou,** (Ndl. **kauwen, mauw, nauw),** maar **Australië, Raubenheimer.**

---

## MEDEKLINKERS.

9. Waar **b, d** op die end as **p, t** uitgespreek word, skrywe ons tog **b, d** in dié woorde waar **b, d** in die verboë vorm gehoor word: **rib, ribbe, wind, winde.** Waar daarenteë **p, t** algemeen in die verboë vorm gehoor word, daar word hulle ook geskrywe: **krap—krappe, ent—ente.** Waar die slotkonsonant van die woord nie deur die verboë vorm aangetoon word nie, daar volg ons die V.N.S.: **breed—breë** (Ndl. **brede**), **pad—paaie** (Ndl. **paden**).

10. Waar **d** na **l, n, r** in Nederlands uitgespreek, maar in Afrikaans gewoonlik aan die voorafgaande klank gelykgemaak word, daar bly die **d** in die Afrikaanse spelling tog behou: **helder, kelder, kinders, perde** (mv. van **perd), wonder, worde** (naas **word).**

11. **D** en **t** word nie op die end van woorde na **f, g, k, p, s** gehoor nie, en derhalwe daar ook nie geskrywe nie: **drif, gif, hoof; ag, tug, nag; bedruk, direk, tak; stip; lus, rus** ens. (Ndl. **drift, gift, hoofd; acht, tucht, nacht; bedrukt, direkt, takt; stipt; lust, rust),** teenoor sulke woorde soos **beeld, beurt, eelt, kant, strand.**

12. Waar **d** tussen klinkers nie uitgespreek word nie, word dit ook nie geskrywe nie: **leier, wyer** (Ndl. **leider, wijder,** waar **d** wel geskrywe, maar in die spreektaal tog gewoonlik ook nie uitgespreek word nie).

13. Waar **t** voor **s** in die Afrikaanse vorm van die ooreenkomstige Nederlandse woord nie uitgespreek word nie, verdwyn dit in die spelling: **laas, plaas, geplaas** (Ndl. **laatst, plaats, geplaatst).**

14. Die Nederlandse letterverbinding **th** word in Afrikaans orals **t: biblioteek, tans, tee, teater, tuis.**

15. Die Nederlandse **ch**-klank word in Afrikaans deur **g** voorgestel: **ag, nog, tog** (Ndl. **ach, acht, noch, toch).**

Opm.—In die woorde **Christus,** en in samestellinge en afleidinge daarvan, word **ch** gebruik naas **k,** omdat altwee uitsprake bestaan: **Christus, Christuskind, christelik** naas **Kristus, Kristuskind, kristelik.**

16. Tussen 'n beklemde klinker of tweeklank en 'n swakbeklemde **e** val **g** meestal weg in die uitspraak, en ook in die spelling: **bioloë, bedrieër, dae, hoër, reën, tuie, weier** (Ndl. **biologen, bedrieger, dagen, hoger, regen, tuigen, weigeren).** Soms vind sametrekking plaas na wegval van **g** (kyk No. 17, a en b).

Tussen **r** en swakbeklemde **e,** en in sekere mate ook tussen **l** en swakbeklemde **e,** het **g** in sover hy nie wegval nie, die uitspraak van dieselfde letterteken in Eng. **go: berge** (mv. van **berg), burger, erger, ergernis, terge; gevolge** (mv. van **gevolg), wilger.** Hierdie uitspraak van **g** is ook taamlik algemeen in die telwoord **nege** naas **neë.** Ons gebruik geen aparte teken vir hierdie klank nie, behalwe aan die begin van woorde: **ghienie, ghoen, ghong, ghwarrie,** en in die middel van 'n paar ander woorde: **anghorra, mangho** (raadpleeg Woordelys).

Opm. 1.—Heelwat Afrikaners spreek ook die **g** tussen 'n beklemde klinker of tweeklank en die swakbeklemde **e** soos die **g** in Eng. **go** uit, terwyl die meerderheid die klank sinkopeer: **dag—dage, hoog—hoger.**

Opm. 2.—Die Afrikaanse spelling vir Ndl. **bergen, gorgel, kogel, orgel** en **spiegel** is **bêre, gorrel, koeël, orrel** en **spieël.**

17. Die verbindinge **ae, eë, êe, eue, ieë, oë, ôe, oeë, ue, ûe** word behou, behalwe:—

(a) in **afdraand, geleentheid, geneentheid, gereeld** (bw.), **molik, moondheid, moontlik, ondeund, opdraand, reent, vabond** en **verleentheid.**

(b) in **teen** en **weens** en in samestellinge van die eerste woord.

(Vergelyk nog werkwoordelike vorme soos **dro** naas **droë:** kyk no. 33, d).

18. Ndl. **sch** word in Afrikaans altyd as **sk** uitgespreek en dus ook so geskrywe: **skaap, skool** (Ndl. **schaap, school).**

19. Die Ndl. **v** word in Afrikaans behou:—

(a) Aan die begin van woorde: **vaal, voor, vuur, verbrand, verniet, verspot.**

(b) Aan die begin van woordstamme in die geval van afleidinge en samestellinge: **aanvul, invul, bevorder, vervelig; aasvoël, asvaal, halfvyf, karvrag.**

(c) In middellettergrepe wat nie onder (b) val nie, bly **v** in die met die hoofaksent, maar gaan oor tot **w** in die wat nie die hoofaksent het nie: **klavier, polvy, rivier, gravin, slavin,** ens. maar **grawe, slawe, golwe, lewe.**

Opm.—In buigingsvorme ontstaan **w** uit **f: aktief—aktiewe, stof—stowwe.**

20. **W** verdwyn in die Afrikaanse spelling orals waar dit nie gehoor word nie: **afsku, blou, eeu, nuus, nuut, vrou,** ens., maar **afskuwelik, ewig, nuwe.** Hiermee verdwyn dus ook die verskil in spelling tussen die persoonlike en besitlike voornaamwoorde **jou—jouw, u—uw.** Gevolglik skrywe ons **ek ken jou (u), dis jou (u) boek.**

21. Vreemde woorde word nagenoeg deur die bank as volg verafrikaans:—

**ae** word **e: pedagoog, pedagogie.**

**ai** word **ê: affêre, militêr—militêre.**

**au** word **ou: outeur, outoriteit.**

**eau** word **o: buro, tablo.**

**é** word **ee: dinee, kafee.**

**c** word **k** of **s**, net na die uitspraak: **kafee, konjak; sentrum, sipres.**

**ch** word **g, k, s, sj** of **tj**, net na die uitspraak: **gaos, gemie, gerubyn; kronies; masien; sjokolade; tjek.**

**g** word **s** waar dit die **s**-uitspraak het: **losies, loseer;** maar bly waar dit die **g-** of **sj**-uitspraak het: **argitek, genie, origineel.**

**gn** word **nj: kampanjie, konjak.**

**ph** word **f: alfabet, filosofie.**

**qu** word **kw: konsekwent, kwartaal.**

**rh** word **r: ritme, retories.**

**sh** word **s: sieling.**

**t** word **s: nasie.**

**th** word **t: teorie, teater.**

**v** bly aan die begin van woorde: **vaas, veranda, veto, vokaal.** In die middel bly **v** ook in lettergrepe met die hoofklem: **galvanies, konvensie, konvooi, provinsie, reserveer.** In lettergrepe wat nie die hoofklem het nie, word **v** verander in **w** oral waar dit tussen vokale staan òf tussen **l, m, n** of **r** en 'n vokaal: **aktiwiteit, ewolusie, indiwidu, indiwidueel, prowinsiaal, prowinsialisme, uniwerseel, uniwersiteit, galwaniseer, triumwiraat, enwelop, konwensioneel, parwenu, reserwe,** ens. Na ander medeklinkers bly **v** in lettergrepe wat nie die hoofklem het nie: **adviseer, advertensie, advokaat.**

Opm.—Die woorde **evangelie,** en afleidinge daarvan **(evangelies, evangelisasie, evangelis, evangeliseer) graweel, malva** en **rewolwer** vorm uitsonderinge op hierdie reël. Met die oog op die persoonsnaam **Kalvyn,** bly **v** ook in afleidinge daarvan: **Kalvinis, Kalvinisme, Kalvinisties.**

**x** word **ks: aksioma, aleksandryn.**

**y** met die uitspraak van **ie** in **niet** word **ie** in beklemde, **i** in swakbeklemde lettergrepe: **tiepe** maar **sipres; y** met die uitspraak van **i** in **dik** word altoos **i: Egipte, sisteem.**

---

## Nog enige Spellingkwessies en Taalvorme.

22. Die afkappingsteken **(')** word gebruik by **aan 't** naas **aan, g'n** naas **geen (gin** word nie erken nie), **'n** en **s'n** naas **syn, syne: hy is aan 't oes, die rivier is aan afkom; g'n mens** naas **geen mens; 'n goeie man; dis Jan s'n, syn of syne.**

Verder word net erken **dis** naas die vol vorm **dit is, oor, soos** naas **soas.**

23. Ook word die afkappingsteken gebruik by die meervoud van vreemde selfstandige naamwoorde op **-o** en **-u,** net soos in die V.N.S. : **duo, duo's; parwenu, parwenu's.** Die meervoud van selfstandige naamwoorde, meestal vreemde, op **-a** kry die afkappingsteken wanneer die aksent op die **a** val, wat in hierdie geval gerek is: **hoera, hoera's; karba, karba's.** Val die aksent nie op die **a** nie, dan is die klinker kort en die afkappingsteken onnodig: **massa, massas; padda, paddas.**

24. Woorde op **-ieel** neem net in die verboë vorme deeltekens: **finansieel, kommersieel** maar **finansiële, kommersiële.**

25. Verkleinwoorde van woorde soos **reël** en **voël** behou die spelling van die grondwoord: **reëltjie, voëltjie.** Die spelling van die grondwoord bly ook in samestellinge: **voëlverskrikker, voëlvry.**

26. Ons skrywe **se** na 'n selfstandige naamwoord vir manlik en vroulik, enkelvoud en meervoud: **pa se pyp, ma se hoed; die mans se geld, die meisies se klere.**

Naas **se** word in die vroulik enkelvoud (nie meervoed nie) ook **haar, hare** gebruik, wat histories juister is: **ma haar hoed, dis ma hare.** In die meervoud word behalwe die vorm **se** ook **hul** gebruik, vir manlik sowel as vroulik: **die mans hul klere, die dames hul hoede, die kinders hul boeke.**

27. Die slotklinker van die verkleiningsuitgang is **-ie: bietjie, dorpie, glasie** (Ndl. **beetje, dorpje, glaasje).**

28. Positiewe op **-s** verdubbel die **s** in die superlatief: **dwaas—dwaasste.**

29. Voor die uitgang **-lik** word die swakbeklemde klinker **e** net geskrywe na:—

(a) **b, d, w: onhebbelik, duidelik, afskuwelik.**

(b) **ft, gt, kt, pt, st: skriftelik, stigtelik, bedektelik, stiptelik, geestelik.**

30. By samestellinge van selfstandige naamwoorde word **ss** geskrywe wanneer die stam van die eerste deel op **s** uitgaan en die twede met **s** begin: **grassoort, toetssteen** maar **mesieskool, regeringsaak. Ss** word ook geskrywe wanneer die ou genitiewe **geestes** en **lewens** van die woorde **gees** en **lewe** samegestel word met woorde wat met **s** beginne: **geestesstand, lewensskets.**

31. Waar die Nederlandse voorvoegsel **voor-** in Afrikaans verswak is tot **ver-,** word dit ook so geskrywe: **veral, vernaam.** Die voorsetsel word geskrywe **vir: dis vir jou.** Maar waar dit as voorvoegsel en nie meer as voorsetsel gevoel word nie, spelle ons **ver** en skrywe dit aaneen met die volgende woord, terwyl die voorsetsel natuurlik

apart staan: **verlief neem, vergek hou** naas **vir die gek hou, vergoed, verlaas.** Die bywoord is **ver: hy woon ver van die dorp.**

32. Om praktiese redes en ter vergemakliking van die onderwys word, sover moontlik, net een vorm erken: **my, sy** (nie **myn, syn** nie), **ek** (nie **ik** nie); net **as, baie, somar, somarso, toe** (voegw.).

Waar daarenteë verskillende vorme in algemene gebruik is, word dit erken: **môre** naas **more, nôi** naas **nooi, (on)moontlik** naas **(on)molik,** ens.

33. Verder moet die volgende dubbelvorme genoem word:—

(a) Werkwoorde op **-eer** het twee vorme in die verlede deelwoord, met of sonder **ge-: geregeer** of **regeer.**

(b) Werkwoorde wat op **-d** en **-g** uitgaan het dikwels nog 'n vorm op **-e,** in watter geval **g** gewoonlik verdwyn: **bid, bind** naas **bidde, binde; beweeg, sorg, waag** naas **beweë, sôre, wae.**

(c) Werkwoorde wat op **f** uitgaan het dikwels twee vorme, een op **f** en een op **we: leef, skryf** naas **lewe, skrywe.**

(d) Naas werkwoordelike vorme op **-oë, oeë, -ieë** word ook die saamgetrokke vorme op **-o, -oe, -ie** erken: **droë, ploeë, bedrieë** naas **dro, ploe, bedrie.**

34. Daarenteë word by die woorde op **-eng, -enk** naas **-ing, -ink** die dubbelvorme nie erken nie. Hierdie woorde word, in ooreenstemming met die gebruiklikste uitspraak, verdeel in twee klasse:—

(a) Uitsluitlik met **e: Engels, meng, skenk** (present gee), **wenk** (Eng. „hint”), ens.

(b) Uitsluitlik met **i: bring, dink, hingsel, skink** (b.v 'n vloeistof), **wink** (Eng. „beckon”), ens.

Opm.—**Bring** en **dink** verskyn in samestellinge dikwels as **breng** en **denk: voortbrengsel, bedenklik, denkbeeld** ens.

35. Waar **e** met **i** afwissel voor **m** en **n,** daar word die **i**-vorm nie erken nie: **swem, rem, agent, ent, tent** (nie **swim** ens. nie).

36. Egte verlede deelwoorde neem geen **d** nie, behalwe waar die grondwoord reeds op **d** uitgaan: **die skape word getel; die huis word verander; almal het gestem; jy wil altyd bedien word; hulle het ons genooi; die dokter het die man se lewe gered.**

Verder val **d** en **t** altyd weg by verlede deelwoorde of woorde wat gevorm is na analogie daarvan, en wat uitgaan op **f, g, k, p, s: hulle is verloof; hy is onbevoeg; hy is mismaak; die bome is afgekap; die saak bly onbeslis.**

Die klankproses wat die verdwyning van uitgangs- **d** na **l, m, n, r** en 'n klinker veroorsaak, is nog aan die gang, sodat 'n norm vir die hele taalgebied nie vas te stel is nie. In die Woordelys is 'n poging gemaak om in elke afsonderlike geval die gebruiklikste vorm aan te gee.

Opm.—Na **ng** is **d** onseker: **die skool is gemengd, die wyn was gemeng met water.**

37. 'n Medeklinker word dubbel geskrywe wanneer dit tussen klinkers staan, die voorafgaande klinker kort is en die hoofaksent dra: **mak—makker** (teenoor **maker), stof—stowwe.**

Wanneer die voorafgaande klinker daarenteë wel kort is maar nie die hoofaksent dra nie, word die medeklinker nie verdubbel nie: **heerlik—heerliker, middel—middele.**

38. Ten opsigte van die verdeling in lettergrepe moet op die volgende punte gelet word:—

(a) As daar een medeklinker is, word dit by die volgende lettergreep getrek: **ko-ning.**

(b) As daar twee is, val die verdeling in die middel: **win-de. Dj, tj, ng, sj** geld, hoewel enkelklanke (kyk no. 2c, opm. 3), hier as twee medeklinkers: **bad-jie, pit-jie, hon-ger, mas-jinis.**

(c) In die geval van duidelike samestellinge word tussen die dele geskeie: **daar-om, grys-aard.**

39. Ten opsigte van samegestelde woorde is 'n paar opmermerkinge noodsaaklik, omdat so dikwels geskeie word wat aaneengeskrywe behoort te wees.

Waar meer as een begrip tot 'n nouer eenheid verbind word, word die woord aaneengeskrywe òf met 'n koppelteken.

Aaneen word geskrywe:—

(a) Orals waar die woorde 'n vaste eenheid vorm: **dorpskool, geelhout, maanhaarjakhals, noordnoordoos, somerdag, waaierstertmierkat.**

(b) As die verbindingsklanke **e, s** aanwesig is tussen die dele van die samestelling: **blindeskool, gewetensvryheid, opleidingsinrigting, uniwersiteitskollege, vraeboekie.**

Opm.—Koppeltekens doen goeie diens by te lang samestellinge: **witkeel-dikbeksysie.**

(c) Geografiese name waarvan die laaste deel 'n soortnaam is: **Adderleystraat, Breërivier, Oranjerivier.**

(d) Selfstandige naamwoorde waarvan die eerste deel die stof aanduie: **ferweelbroek, grasdak, koperketel, silwerketting.** Egte stoflike byvoeglike naamwoorde op **-e** word natuurlik apart geskrywe: **'n goue ketting.**

Gewoonlik word die koppelteken aangewend:—

(a) By minder vaste woordverbindinge: **seekus-kafferstam, skooldae-herinneringe.**

(b) By minder voorkomende verbindinge bestaande uit eienaam en soortnaam: **Moskou-ekspediesie, Chicago-tentoonstelling, Milner-politiek.**

(c) By opeenhoping van klinkers in die middel van die same-

stelling, wat hinderlik is by die lees: **blinde-instituut, see-eend, wa-as.**

Opm.—Maar deeltekens word ook gebruik by vaste eenheid: **drieënig, meeëet.**

(d) By redupliserende formasies: **gou-gou, skelm-skelm.**

(e) By samegestelde telwoorde: **twee-en-twintig, seshonderd-drie-en-dertig.**

Opm. 1.—Samestellinge van **honderd** en **duisend** kan ook as aparte eenhede behandel word: **sesduisend tweehonderd drie-en-dertig.**

Opm. 2.—Tydbepalinge word aanmekaargeskrywe: **dis twaalfuur.** As verskillende ure bedoel word, staan die woorde apart: **hy het twee uur gewerk.**

40. Die vernaamste gevalle waar hoofletters gebruik word is die volgende:—

(a) Geografiese eiename, persoons- en volkename, en samestellinge en afleidinge daarvan: **Afrikaans, Afrikaners, Afrikanervolk, Amsterdam, Amsterdammer, Amsterdams, Hegel, Hegeliaans.**

Opm. 1.—Byvoeglike naamwoorde van sodanige selfstandige naamwoorde afgelei, word dus, in afwyking van die V.N.S., met hoofletter geskrywe.

Opm. 2.—Samestellinge lewer dikwels moeilikheid op. Waar nie meer aan die herkoms gedink word nie en die woord net 'n algemene begrip aandui, dus bloot kwalifiserend is, word 'n klein letter geskrywe: **Afrikanerkring,** d.i. kring van Afrikaners; maar **afrikanerbul, afrikaneros, hottentotsgod, portnatalpatats, saksiesblou.**

(b) Name van godsdienste, godsdienstige sektes, kerkgenootskappe, partye, rigtinge of beweginge, en samestellinge en afleidinge daarvan: **Buddhisme, Mohamedaans, Piëtisme, Piëtisties, Wesleyaans, Kalvinisties, Dominikanermonnik, Nihilisme, Romantiek, Unionis.**

Opm.—Hier sal altyd 'n seker mate van vryheid moet gelaat word: b.v. in **die romantiek van die situasie,** waar die woord in 'n algemene betekenis gebruik word, is die hoofletter nie nodig nie.

(c) Name van die Godheid, en samestellinge daarvan: **God, Heiland, Almagtige, Godsryk.**

(d) Name van boeke, tydskrifte, koerante: **Bybel, Gesang- en Psalmboek, „Die Brandwag," „Die Huisgenoot," „Ons Land," „De Burger."**

(e) Tietels: **Weledele Heer, Prins Hendrik, Koning George, Generaal de Wet, President Kruger, Kommandant Kritzinger.**

(f) Die vernaamste woorde van 'n tietel of opskrif: **Prenteboek, Soet Kinders, Die Wyse uit die Ooste.**

(g) Name van maande, week- en feesdae: **Januarie, Maandag, Pinkster.**

(h) Enige woord waarop die skrywer enige nadruk wil lê of wat in sy oordeel 'n onderskeiding verdien.

# A.

a, a's.
aaklig, aaklige.
aalmoes, aalmoese.
aalwee *of* aalwyn *of* alewee.
aalwyn *of* alewee *of* aalwee.
aambeeld, aambeelde.
aambei, aambeie.
aamborstig, aamborstige.
aan.
aanbestee, het aanbestee.
aanbeveel, het aanbeveel.
aanbevelenswaardig, aanbevelenswaardige.
aanbid, het aanbid (aangebid).
aanbiddelik, aanbiddelike.
aanbod, aanbiedinge.
aanbrand, aangebrand.
aand, aande.
aandag.
aandagtelik.
aandagtig, aandagtige.
aandblommetjie.
aandeel, aandele.
aandeelhouer, aandeelhouers.
aandoenlik, aandoenlike.
aandra, aangedra.
aandraer.
aandui *of* aanduie, aangedui *of* aangeduie.
aaneen.
aanerd, aangeërd.
aangaande.
aangebedene.
aangebore.
aangedaan.
aangee, aangegee.
aangeër.
aangeklaagde, aangeklaagdes.
aangenaam, aangename.
aangesien.
aangesig, aangesigte.
aangetroud, aangetroude.
aangrensend, aangrensende.
aangrypend, aangrypende.
aanhaal, aangehaal.
aanhaling, aanhalinge *of* aanhalings.
aanhalingsteken, aanhalingstekens.
aanhangsel, aanhangsels.
aanhanklik, aanhanklike.
aanhits, aangehits.
aanhoorder, aanhoorders.
aanhou, aangehou.
aanhoudend, aanhoudende.
aankla *of* aanklae, aangekla *of* aangeklae.
aanklaer, aanklaers.
aanklag, aanklagte.
aanklee, aangeklee.
aanlê, aangelê.
aanleg, aanlêe.
aanleiding, aanleidinge.
aanloklik, aanloklike.
aanmaning, aanmanings.
aanmatig, aangematig.
aanmatigend, aanmatigende.
aanmeld (aanmelde), aangemeld (aangemelde).
aanmerking, aanmerkinge *of* aanmerkings.
aanmerklik, aanmerklike.
aanneem, aangeneem.

aanneemlik, aanneemlike.
aanneming.
aanpiekel, aangepiekel.
aanrand, aangerand.
aanranding, aanrandinge *of* aanrandings.
aanrig, aangerig.
aans (*bnw.*).
aansien (*in* —).
aansienlik, aansienlike.
aansies (*bnw.*).
aanskaf, aangeskaf.
aanskou, het aanskou.
aanskoulik, aanskoulike.
aanskrywe, aangeskrywe.
aanskrywing, aanskrywinge *of* aanskrywings.
aanslaan, aangeslaan.
aanslag, aanslae.
aanslib, aangeslib.
aanslibbing, aanslibbinge *of* aanslibbings.
aansoek, aansoeke.
aanspelde, aangespelde.
aanspoor, aangespoor.
aanspreeklik, aanspreeklike.
aanstaan, aangestaan.
aanstaande, aanstaandes.
aanstaande (*bnw.*).
aansteek, aangesteek.
aansteeklik, aansteeklike.
aanstel, aangestel.
aanstelling, aanstellinge *of* aanstellings.
aanstellings (*mv.*).
aanstons.
aanstoot (*snw.*).
aanstoot, aangestoot.
aansuiwer, aangesuiwer.
aantal, aantalle.
aanteel, aangeteel.
aantyg, aangetyg.
aantog (*in* —).
aantrek, aangetrek.
aantreklik, aantreklike.
aanvaar (*aanneem*), het aanvaar.
aanvaar (*van 'n skip*), aangevaar.
aanval, aangeval.
aanval, aanvalle.
aanvallig, aanvallige.
aanvang, aangevang.
aanvanklik (*bw.*).
aanvanklik, aanvanklike.
aanverwant (*bnw.*).
aanverwante, aanverwantes.
aanvoer, aangevoer.
aanvoerder, aanvoerders.
aanvra, aangevra.
aanvraag, aanvrae.
aanwakker, aangewakker.
aanwas, aangewas.
aanwen, aangewen.
aanwensel, aanwensels.
aanwerf, (aanwerwe), aangewerf (aangewerwe).
aanwesig, aanwesige.
aanwesigheid.
aap, ape.
aar, are.
aarbei, aarbeie.
aard (*snw.*).
aard, geaard.
aardbewing, aardbewinge *of* aardbewings.
aarde.
aardig (*bw.*).
aardig, aardige.
aardigheid.
aardryk.
aards, aardse.
aardsgesind, aardgesinde.
aardskok, aardskokke.
aars.
aarsel, geaarsel.
aarseling.

aartappel *of* ertappel, aartappels *of* ertappels.
aartappelmoer *of* ertappelmoer, aartappelmoere *of* ertappelmoere.
aartsbiskop, aartsbiskoppe.
aartsvaderlik, aartsvaderlike.
aas (*snw.*).
aasvoël, aasvoëls.
ab, abte.
abattoir, abattoirs.
abba, geabba.
abdis, abdisse.
abdy, abdye.
ablatief, ablatiewe.
abnormaal, abnormale.
abonnee, abonnees.
abonneer, geabonneer *of* abonneer.
absint.
absolusie.
absolutisme.
absoluut, absolute.
abstraheer, geabstraheer *of* abstraheer.
abstrak, abstrakte.
absurd, absurde.
absurditeit, absurditeite.
abuis.
abusief, abusiewe.
adamsvy *of* adamsvyg, adamsvye.
addergebroedsel.
addisioneel, addisionele.
adel.
adellik, adellike.
adelstand.
adhesie.
adieu !
adieu, adieu's.
adjektief, adjektiewe.
adjudant, adjudante.
adjunk, adjunkte.
administrasie.
administrateur, administrateurs.
administreer, geadministreer *of* administreer.
admiraal, admiraals.
admissie.
admissieeksamen.
adonis.
adres, adresse.
adresseer, geadresseer *of* adresseer.
advent.
adverteer, geadverteer *of* adverteer.
advertensie, advertensies.
advies.
adviseer, geadviseer *of* adviseer.
advokaat, advokate.
advokatestreek, advokatestreke.
afbeeld, afgebeeld.
afbeelding, afbeeldinge.
afbeeldsel, afbeeldsels.
afbetaal, het afbetaal.
afbetaling, afbetalinge *of* afbetalings.
afborsel, afgeborsel.
afdak, afdakke.
afdam, afgedam.
afdank, afgedank.
afdeling, afdelinge *of* afdelings.
afdelingsekretaris.
afdelingsraad, afdelingsrade.
afdoende.
afdraand, afdraande *of* afdraans.
afdraand (*bnw.*).
afdroë (afdroog), afgedroë (afgedroog).
afdruk, afdrukke.
afdrywe, afgedrywe.

afdwaal, afgedwaal.
afdwaling, afdwalinge *of* afdwalings.
affektasie.
affêre, affêres.
affiniteit.
affront.
affronteer, geaffronteer *of* affronteer.
affronteerspeletjie.
afgedankste (*bnw.*).
afgee, afgegee.
afgeleë.
afgeleef, afgeleefde.
afgesant, afgesante.
afgesien (— *van*).
afgeskeies (*mv.*).
afgeskeidenheid.
afgetrokke.
afgevaardigde (*enkv. en mv.*), afgevaardigdes.
afgietsel, afgietsels.
afgod, afgode.
afgodsdienaar, afgodsdienaars.
afgodediens.
afgodies, afgodiese.
afgodsbeeld, afgodsbeelde.
afgrond, afgronde.
afgrou, afgegrou.
afgryslik, afgryslike.
afguns.
afgunstig, afgunstige.
afgunstigheid.
afjak, afgejak.
afjak, afjakke.
afkappingsteken, afkappingstekens.
afkerig (— *van*).
afkeur, afgekeur.
afkeurenswaardig, afkeurenswaardige.
afklop, afgeklop.
afkomeling, afkomelinge.
afkoms.
afkomstig.
afkondig, afgekondig.
afkondiging, afkondiginge *of* afkondigings.
aflê (afleg), afgelê (afgeleg).
aflei, afgelei.
afleiding.
afleiding (*van woorde*), afleidinge *of* afleidings.
afleier, afleiers.
afskawe (afskaaf), afgeskawe (afgeskaaf).
afskeep, afgeskeep.
afskei *of* afskeie, afgeskei *of* afgeskeie.
afskeid.
afskeie *of* afskei, afgeskeie *of* afgeskei.
afskeiding.
afskeidspreek.
afskram, afgeskram.
afsku.
afskuwelik, afskuwelike.
afslaer, afslaers.
afslag (*snw.*).
afslag, afgeslag.
afsloof *of* afslowe, afgesloof *of* afgeslowe.
afsnou, afgesnou.
aflewering, afleweringe *of* aflewerings.
afneem, afgeneem.
afnemer, afnemers.
afpen, afgepen.
Afrika.
Afrikaans, Afrikaanse.
Afrikaner, Afrikaners.
afrikanerbees, afrikanerbeeste.
afrikanerbul.
afrikanerkoei.
afrikaneros.
afrokkel, afgerokkel.
afroom, afgeroom.
afsaal, afgesaal.

afsae (afsaag), afgesae (afgesaag).
afsê, afgesê.
afsien, afgesien.
afsigtelik, afsigtelike.
afskaduwing.
afskaf, afgeskaf.
aflewer, afgelewer.
afsonder, afgesonder.
afsonderlik, afsonderlike.
afspraak, afsprake.
afstam, afgestam.
afstammeling, afstammelinge.
afstand, afstande.
afsterwe, afgesterwe (afgestorwe).
aftakel, afgetakel.
aftog.
aftree, afgetree.
aftrék (*snw.*).
aftrek, afgetrek.
aftreksom, aftreksomme.
aftuie (aftuig), afgetuie (afgetuig).
afval, afgeval.
afval (*snw.*).
afvallig, afvallige.
afvee (afveeg), afgevee (afgeveeg).
afvra, afgevra.
afvry, afgevry.
afwater, afgewater.
afweie, afgeweie.
afwen, afgewen.
afwesig, afwesige.
afwesigheid.
afwisselend, afwisselende.
afwys, afgewys.
ag (*telw.*), ags *of* agte.
ag, geag.
agaat.
agbaar, agbare.
ageer, geageer *of* ageer.
agenda.
agent, agente.
agentskap, agentskappe.
aggie (*klein ag.*).
aghoek, aghoeke.
aghoekig, aghoekige.
agie (*nuuskierige* — ! *ou nuuskierige* — !).
agitasie.
agiteer, geagiteer *of* agiteer.
agressief, agressiewe.
agste (*rangtelw.*).
agteloos.
agtelosig, agtelosige.
agtenswaard.
agtenswaardig, agtenswaardige.
agter.
agteraf.
agterbaks, agterbakse.
agterdog.
agterdogtig, agterdogtige.
agtereenvolgens.
agterhoudend.
agterlaaier.
agterlik, agterlike.
agtermekaar.
agtermiddag, agtermiddae.
agterna.
agteroor.
agteropskop, agteropgeskop.
agterossambok, agterossambokke.
agterryer, agterryers.
agterslag, agterslae.
agterstallig, agterstallige.
agterstel.
agterstevoor.
agtertang.
agteruit.
agtervoegsel, agtervoegsels.
agterwaarts, agterwaartse.

agterweë (— *bly, hou*).
agtien.
agtiende.
agting.
agtuur.
agurkie, agurkies.
aia, aias.
aispaai *of* aspaai (*spèletjie en uitroep*).
aits !
aitsa !
akademie, akademies.
akademies, akademiese.
akasia, akasias.
akkedis, akkedisse.
akker, akkers.
akkerboom *of* eikeboom, akkerbome *of* eikebome.
akkerhout *of* eikehout.
akkertjie, akkertjies.
akklamasie (*by* —).
akkomodasie.
akkompanjeer, geakkompanjeer *of* akkompanjeer.
akkoord.
akkordeer, geakkordeer *of* akkordeer.
akkuraat, akkurate.
akkusatief, akkusatiewe.
akoestiek.
akoesties, akoestiese.
akrobaat, akrobate.
aks (*maat*).
aksent, aksente.
aksentueer, geaksentueer *of* aksetueer.
aksie, aksies.
aksyns.
aksynsmeester.
aksynswet.
aksioma, aksiomas.
akte, aktes.
akteur, akteurs.
aktief, aktiewe.
aktiwiteit.
aktriese, aktrieses.
aktueel, aktuele.
akuut, akute.
akwarel, akwarelle.
akwarium, akwariums.
albieno, albieno's.
album, albums.
aldag (*bnw.*).
aleksandryn, aleksandryne.
alewee *of* aalwyn *of* aalwee.
Alexandrië.
alfabet, alfabette.
alfabeties, alfabetiese.
algar.
algebra.
algebraïes, algebraïese.
algemeen, algemene.
algimie.
algimis, algimiste.
algimisties, algimistiese.
alhonderdentien !
alibi, alibi's.
alienea, alieneas.
alikruikel, alikruikels.
aljimmers.
alkalie, alkalieë.
alkant (*dis — selfkant*).
alkant *of* alkante.
alkohol, alkohole.
alkoholies, alkoholiese.
alkoof, alkowe.
alla !
alledaags, alledaagse.
alledaagsheid, alledaagshede.
allee, alleë.
alleen.
alleenlik.
alleenspraak, alleensprake.
allegorie, allegorieë.
allegories, allegoriese.
allemastig !
allematjies !

allemensig !
allewêreld !
allengs.
allerbeste.
allereers.
allereerste.
allerhande.
allerlei.
allerliefs, allerliefste.
allermees.
allermeeste.
alles.
allesins.
alliansie.
alligator, alligators.
alliterasie.
allitereer.
allooi.
alluwiaal, alluwiale.
almal.
almag.
almagtig, almagtige.
almaskie.
almelewe.
Almoëndheid.
alomteenwoordig, alomteenwoordige.
alomteenwoordigheid.
alomvattend, alomvattende.
aloude (*bnw.*).
Alp, Alpe.
alreeds.
als (*plant*).
alsiende (*bnw.*).
alsydig, alsydige.
altaar, altare.
altans.
altemit.
alternatief, alternatiewe (*snw. en bnw.*).
altesame.
altoos.
altyd.
aluin, aluine.
alumienium.
alvermoë.
àlvermoënd, alvermoënde.
alvorens.
alwetend, alwetende.
alwetendheid.
amalgaam, amalgame.
amandel, amandels.
Amasone (*rivier*).
Amasone, Amasones.
amateur, amateurs.
ambag, ambagte.
ambagsman, ambagsmanne.
ambassade, ambassades.
ambassadeur, ambassadeurs.
ambiesie.
ambisieus, ambisieuse.
ambulans.
amendeer, geamendeer *of* amendeer.
amendement, amendemente.
Amerika.
Amerikaans, Amerikaanse.
Amerikaner, Amerikaners.
ametis, ametiste.
amfibie, amfibieë.
amfiebies, amfiebiese.
amfiteater.
amikaal, amikale.
ammoniak.
ammuniesie.
amnestie.
amortisasie.
amp, ampte.
amper.
ampertjies.
ampgenoot, ampgenoot.
ampgenootskap.
ampie (*klein amp*).
ampsbediening.
ampsgewaad.
ampshalwe.
amptelik, amptelike.
ampteloos.

amulet, amulette.
amusant, amusante.
amuseer, geamuseer *of* amuseer.
anakronisme, anakronismes.
analiese.
analiseer, geanaliseer *of* analiseer.
analieties, analietiese.
analogie.
analogies, analogiese.
analoog, analoë.
anargie.
anatomie.
anatomies, anatomiese.
anatoom, anatome.
ander.
anderhalf, anderhalwe.
andersins.
anderste.
andywie.
anekdote, anekdotes.
angelier, angeliere.
anghorra.
angs.
angskreet, angskrete.
angssweet.
angstig, angstige.
angstigheid.
angsvallig, angsvallige.
angswekkend, angswekkende.
anhidried, anhidriede.
anilien.
animeer, geanimeer *of* animeer.
anker, ankers,
anker, geanker.
anneksasie.
annekseer, geannekseer *of* annekseer.
anoniem, anonieme.
anonimus.
antediluwiaans, antediluwiaanse.
antesedent, antesedente.
antiek, antieke.
antikris.
antikwaries, antikwariese.
antikwiteit, antikwiteite.
antiloop, antilope.
antipatie.
antirewolusionêr, antirewolusionêre.
antisepties, antiseptiese.
antropologie.
antropologies, antropologiese.
antropoloog, antropoloë.
antisipeer, geantisipeer *of* antisipeer.
antwoord, antwoorde.
antwoord, geantwoord.
anys.
apart, aparte.
apartjie, apartjies.
apaties, apatiese.
apespel.
apie, apies.
apodikties, apodiktiese.
apokrief, apokriewe.
apologie.
apostel, apostels.
apostolies, apostoliese.
apostroof, apostrowe.
apoteose.
apparaat.
appel, appels,
appèl ( — *aanteken*).
appelderliefde *of* appelliefie, appelderliefdes *of* appelliefies.
appeleer, geappeleer *of* appeleer.
appelkoos, appelkose.
appelkooskonfyt.
appelkoosperske, appelkoosperskes.
appelliefie *of* appelderliefde, appelliefies *of* appelderliefdes.

applikant, applikante.
applikasie, applikasies.
applоudiseer, geapploudiseer *of* applоudiseer.
applous.
apporteer, geapporteer *of* apporteer.
apteek, apteke.
apteker, aptekers.
aptyt.
arabesk, arabeske.
Arabië.
Arabier, Arabiere.
Arabies, Arabiese.
arbei, gearbei.
arbeid.
arbeider, arbeiders.
arbeidsaam, arbeidsame.
arbeidsloon.
arbieter, arbieters.
arbitrêr, arbitrêre.
arbitrasie.
argaïsme, argaïsmes.
argaïsties, argaïstiese.
arend, arende.
argeologie.
argeoloog, argeoloë.
argief, argiewe.
argipel.
argitek, argitekte.
argivaris, argivarisse.
arglistig, arglistige.
argwaan.
aria, arias.
arig (*ongesteld; onvriendelik*).
aristokraat, aristokrate.
aristokrasie.
aristokraties, aristokratiese.
ark.
arkade, arkades.
arm, arms.
arm, armer, armste.
Armenië.
Armeniër, Armeniërs.
Armenies, Armeniese.
armesorg.
armoede.
armoedig, armoedige.
armoedigheid.
armsalig, armsalige.
armsgat, armsgate.
armskool, armskole.
aroma.
arresteer, gearresteer *of* arresteer.
arrie!
arsenaal, arsenale.
arsenik *of* arsenikum.
artiekel, artiekels.
artikulasie.
artikuleer, geartikuleer *of* artikuleer.
artillerie.
artilleris, artilleriste.
artistiek, artistieke.
as.
as (*verbrande hout*).
as (*van 'n vervoermiddel of werktuig*), asse *of* aste.
asalea, asaleas.
asem (adem), asems (adems).
asemhaal, asemgehaal.
asetileen.
asetileengas.
asfalt.
asgaai, asgaaie.
asgat, asgatte.
Asiaat, Asiate.
Asiaties, Asiatiese.
Asië.
askoek, askoeke.
askoek (*jou* — !)
asma.
asmaties, asmatiese.
aspaai *of* aispaai.
aspersie, aspersies.
aspirant, aspirante.
aspirien.

